# PSALM 14

14

Vol groot-heids-waan en self - vol - daan
ont - ken die dwaas dat God be-staan.
Die dwaas ver - nie - tig en doen kwaad.
Voor God is dit 'n gru - wel - daad.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.
Die Here kyk neer van omhoog.

Wie is verstandig in sy oog?

Hoeveel is daar wat na Hom vra

en wat hul na sy wil gedra?

3.

Nee, niemand nie, geen enkel een,

geeneen doen goed nie, daarenteen,

die laaste een het afgedwaal,

ontaard, ja, almal het gefaal.

4.

Hy straf dié wat die onreg stig,

dié wat my volk te gronde rig.

Dié wat die volk van God verag,

iets vreesliks gaan op hulle wag.

5.

God staan die hulpelose by;

die dwase plan verydel Hy.

'n Toevlug vir regverdiges

is Hy, wat met die vrome is.

6.
Ag, Israel, sien op na Hom.

Mag daar uit Sion redding kom.

Verander Hy sy volk se lot,

dan jubel Israel voor God.